# U wat van ouds af ons behoed

U wat van ouds af ons be - hoed,
ons God op wie ons bou,
ons skuil - plek as die storm - wind woed
op U sal ons ver - trou!

2.

Nog voor die aarde se bestaan
en voor ons ruimte en tyd,
was U van ewigheid af aan -
U bly in ewigheid.

3.
'n Duisend jaar is soos een dag
gereken met u maat.
Ons bly die wederkoms verwag,
die nuwe daeraad.

4.

U wil u volk getrou bewaar
en u gemeente bou -
Hou ons in voorspoed en gevaar
tog aan u Woord getrou!

5.
U wat van ouds af ons behoed,
ons God op wie ons bou,
ons skuilplek
as die stormwind woed -
Op U sal ons vertrou!